**IN DIE Hoë HOF VRYSTAAT : BLOEMFONTEIN**

**(REPUBLIEK VAN SUID-AFRIKA)**

Saaknommer:

Namens die Adjunk Direkteur van Openbare Vervolgings die Hof hiermee in kennis dat:

**1. MARK TROLLIP**

'n 48 – jarige manlike Suid-Afrikaanse burger en woonagtig te Anzacstraat 74, Newlands, Johannesburg

(hierna *"beskuldigde 1"* genoem);

**2. JOHN MARTIN KEEVY**

'n 47 – jarige manlike Suid-Afrikaanse burger en woonagtig te Outiniqua Gastehuis, Bainsvlei, Bloemfontein of Plot 1, Murray Park, Draaifonteinweg, Port Elizabeth

(hierna *"beskuldigde 2"* genoem); en

**3. JOHAN HENDRIK PRINSLOO**

'n 49 – jarige manlike Suid-Afrikaanse burger en woonagtig te Bricelaan 18, Strubenvale Springs of Plaas Hartbeeslaagte, Mokgopong, Limpopo.

(hierna *"beskuldigde 3"* genoem)

Skuldig is aan die misdrywe van:

1. **Hoogverraad**
2. **Sameswering om aan terroristiese bedrywighede deel te neem**
3. **Besit van Vuurwapens** (slegs ten opsigte van beskuldigde 2)
4. **Besit van Verbode Vuurwapen** (slegs ten opsigte van beskuldigde 2)
5. **Besit van Ammunissie** (slegs ten opsigte van beskuldigde 3)

**AANKLAG 1: HOOGVERRAAD**

1. NADEMAAL die beskuldigdes burgers van die Republiek van Suid-Afrika is en ook woonagtig is in die Republiek van Suid-Afrika;

2. EN NADEMAAL die beskuldigdes, as sodanig, trou aan die Republiek van Suid-Afrika verskuldig is;

3. NADEMAAL die beskuldigde nie die *"African National Congress (ANC)"* regering van die Republiek van Suid-Afrikan ondersteun nie;

4. EN NADEMAAL die beskuldigdes, met mekaar, onderling en ook met persone onbekend aan die Staat gestreef het vir selfregering van die Boerenasie in Suid-Afrika;

5. EN NADEMAAL die beskuldigdes en ander persone onbekend aan die Staat nie die *ANC* regering erken nie;

6. DEURDAT die beskuldigdes **op of omtrent** die periode **Julie 2012** tot **16 Desember 2012**, en te of naby Bloemfontein, in die distrik van Bloemfontein, onwettiglik en opsetlik en in uitvoering van 'n gemeenskaplike oogmerk, en terwyl hulle in die Republiek teenwoordig was, die volgende gedoen en nagestreef het:

6.1 Omverwerping van die regering van die Republiek deur te poog om mortierbomme te bekom, asook wapens en ammunisie om *onder andere* die President van die Republiek van Suid-Afrika, Kabinetslede, Ministers en ander ANC – lede gedurende die ANC se verkiesings – konferensie te Bloemfontein tydens die tydperk **14 – 21 Desember 2012** aan te val en te dood en daarna die oorlewendes by die konferensie met geweervuur dood te maak;

6.2 En/of om die regering met geweld te dwing en hul onderworpe aan die Boerevolk te maak deur die gebruikmaking van mortierbomme, wapens en ammunisie en/of die leierskap van die *ANC* te dood tydens die *ANC* verkiesingskonferensie in Bloemfontein gedurende **Desember 2012** en so die regering omver te werp of onder dwang te bring;

6.3 En/of om die voortbestaan van die Republiek en/of onafhanklikheid en/of die veiligheid van die Republiek in gevaar te stel deur die gebruikmaking van mortierbomme asook vuurwapens en ammunisie om die President van die Republiek, Kabinetsministers van die Regering en ander *ANC – lede* gedurende die *ANC* se verkiesingskonferensie op die **16de Desember 2012** om die lewe te bring met die opset om die voortbestaan, onafhanklikheid en/of veiligheid van die Staat te skend of in gevaar te stel;

6.4 En/of bedoel het om die Konstitusionele struktuur van die Republiek te verander deur mortierbomme te gebruik, asook wapens en ammunisie om die President van die Republiek, Kabinetsministers en ander *ANC – lede* gedurende die *ANC* se verkiesingskonferensie op **16 Desember 2012** om die lewe te bring om die grondwetlike struktuur van die Staat te verander.

7. NOU derhalwe, het die beskuldigdes bedoel om hulself (en ook persone onbekend aan die Staat) te bemagtig en/of die Boerevolk te bemagtig om die Republiek te regeer sonder om gehoor te gee aan die Konstitusionele begrensde demokratiese proses van regering in die Republiek en dit op 'n onkonstitusionele wyse teweeg te bring.

8. NOU derhalwe is die beskuldigdes skuldig aan **HOOGVERRAAD**.

**AANKLAG 2: SAMESWERING OM AAN TERRORISTIESE BEDRYWIGHEDE DEEL TE NEEM**

1. DAT die beskuldigdes skuldig is aan 'n **Oortreding van Artikel 14(c) gelees met Artikel 2 en Artikels 1, 15(1)(a), 15(1)(b)(i), 15(4), 16(1), 17(2)** en **18(f)** van die **Wet op Beskerming van die Konstitusionele Demokrasie teen Terroriste en Verwante Aktiwiteite, Wet 33 van 2004** en verder gelees met **Artikel 51(1) en 51(2)(a)** van **Bylae 2 Deel I en Deel II** van die Strafproseswysigingswet, 105 van 1997.

2. DEURDAT die beskuldigdes op of omtrent en gedurende die periode van **Julie 2012** tot **16 Desember 2012** en te of naby Bloemfontein, in die distrik van Bloemfontein, wederregtelik en opsetlik saamgesweer het met mekaar en/of ander persone onbekend aan die Staat om aan Terroristiese Bedrywighede deel te neem, naamlik deur:

   i. die sistematiese en arbitêre gebruik van geweld te wete die beplande afvuur van mortierbomme en vuurwapens op lede van die leierskorps van die *African National Congress* (hierna verwys as die *"ANC"*), gedurende die *ANC* Verkiesingskonferensie op **16 Desember 2012**, wat geweld teenoor die President van die Republiek van Suid-Afrika, Kabinetslede en ander Senior Beamptes van die Regering van die Republiek insluit; en/of

   ii. lewens in gevaar te stel, of die fisiese integriteit of fisiese Vryheid van bogenoemde persone aan te tas of om ernstige liggaamlike beserings of die dood te veroorsaak van enige person of enige aantal persone te wete die leierskorps van die *ANC*, wat insluit die President van die Republiek van Suid-Afrika, Kabinetslede, Ministers en Senior Amptenare van die Regering van die Republiek.

3. WAAR die bogenoemde dade en sameswering die eenheid of die territoriale integriteit van die Republiek bedreig het; en/of die publiek of 'n gedeelte van die publiek kon intimideer, of om gevoelens van onsekerheid met betrekking tot die veiligheid, insluitende ekonomiese veiligheid, daarvan te veroorsaak, of om gevoelens van terreur, vrees of paniek in die burgerlike bevolking te saai, te veroorsaak of hul daartoe te oorreed;

4. EN WAT direk of indirek, in die geheel of gedeeltelik, gepleeg was vir doeleindes van die bevordering van 'n individuele of gemeenskaplike politieke, religieuse, ideologiese of filosofiese motief, doelwit, saak of onderneming, naamlik die bevordering van die beginsel van selfregering en selfbeskikking van die beskuldigdes en ander persone onbekend aan die Staat en/of die Boerenasie en om daardeur die leierskap van die regering van die Republiek van Suid-Afrika oor te neem op 'n onkonstitusionele wyse.

5. NOU DERHALWE, is die beskuldigdes skuldig aan **Oortreding van Artikel 14(c)** gelees met **Artikel 2 en Artikels 1, 15(1)(a), 15(1)(b)(i), 15(4), 16(1), 17(2)** en **18(f)** van die **Wet** op die **Beskerming van die Konstitusionele Demokrasie teen Terroriste en Verwante Aktiwiteite Wet 33 van 2004**, en verder gelees met **Artikels 51(1) en 51(2)(a)** van **Bylae 2 Deel I en II** van die Strafproseswysigings Wet 105 van 1997.

**AANKLAG 3: BESIT VAN VUURWAPENS (Slegs ten opsigte van Beskuldigde 2)**

DAT die beskuldigde skuldig is aan die misdryf van **Oortreding van die bepalings van Artikel 120(1)(a)** gelees met **Artikel 3** asook **Artikels 1, 103, 117, 121** gelees met **Bylae 4** en **Artikel 151** van die **Wet op die Beheer van Vuurwapens, 60 van 2000** en verder gelees met **Artikel 250** van die Strafproseswet 51 van 1977 – **Besit van Vuurwapens.**

DEURDAT op of omtrent **15 Augustus 2012** en te of naby **Longhorn Restaurant, Bloemfontein** in die distrik van **Bloemfontein** beskuldigde wederregtelik in besit was van die volgende vuurwapens, te wete:

- **1 X 303 Lee Enfield Merk III geweer** waarvan die reeksnommer verwyder is;
- **1 X .22 Walter Model Langgeweer** met **KKJ slotaksie** waarvan reeksnommer verwyder is.

sonder dat hy 'n lisensie, permit of magtiging uitgereik ingevolge die Wet vir die besit daarvan gehad het.

**AANKLAG 4:** **BESIT VAN VERBODE VUURWAPEN (Slegs ten opsigte van beskuldigde 2)**

**Oortreding van Artikel 120(1)(a)** gelees met **Artikel 4(1)(a) of (c)** asook saamgelees met **Artikels 1, 103, 117, 121** gelees met **Bylae 4** en **Artikel 151** van die **Wet op die Beheer van Vuurwapens, 60 van 2000** en verder gelees met **Artikel 250** van die Strafproseswet 51 van 1977 – **Besit van Outomatiese Vuurwapen**.

DEURDAT op of omtrent **13 April 2012** en te of naby die **Plaas Newfarm**, in die distrik van **Aberdeen** die beskuldigde wederregtelik in besit was van die volgende vuurwapen te wete:

**1 X 9mm X 19 UZI submasjien geweer**

wat nie besit of gelisensieër kan word nie en waarvoor daar nie voor voorsiening gemaak is in **Artikel 17, 18(5), 19 en 20(1)(b)** van die Wet op die Beheer van Vuurwapens, 60 van 2000 nie.

**AANKLAG 5: BESIT VAN AMMUNISIE (Slegs ten opsigte van Beskuldigde 3)**

DAT die beskuldigde skuldig is aan 'n **Oortreding van die bepalings van Artikel 120(1)(a)** gelees met **Artikel 90** asook gelees met **Artikels 1, 103, 117, 121** en ook gelees met **Skedule 4** en **Artikel 151** van die Wet op Beheer van Vuurwapens, 60 van 2000 en verder gelees met **Artikel 250** van die Strafproseswet, 51 van 1977 – **Besit van Ammunisie**;

DEURDAT op of omtrent **10** tot **11 Desember 2012** en te of naby die **Plaas Hartbeeslaagte** in die distrik van **Naboomspruit** of te wete **Mokopong** die beskuldigde wederregtelik in besit was van ammunisie te wete:

**201 X 7,62 X 51mm rondtes;**
**484 X 5,56 rondtes**
**8 X 5,56 loskruit rondtes**
**4 X .243 rondtes**
**1 X 30.06 rondte**
**8 X 7,62 X 39mm rondtes**
**1 X 12 boor haelgeweer rondte**
**9 X 19mm rondtes**
**1 X 7,65mm rondte**
**1 X .22 short rondte**
**1 X .38 special rondte**
**2 X .45mm rondtes**
**1 X 6,35 rondte**

sonder dat hy 'n lisensie vir 'n vuurwapen wat dit mag afvuur gehad het en of 'n permit om ammunisie te besit of magtiging uitgereik ingevolge die Wet vir die besit daarvan gehad het.

DERHALWE versoek die gemelde Adjunk Direkteur van Openbare Vervolgings die Hof hiermee om na voldoende skuldigbevinding daaraan die beskuldigdes regsooreenkomstig te vonnis.

**J P PRETORIUS**

**ADJUNK DIREKTEUR VAN**

**OPENBARE VERVOLGINGS**

**PRETORIA**

/ive

## OPSOMMING VAN WESENLIKE FEITE

## AGTERGROND

1. Beskuldigde 1 is die self verklaarde leier van die regse groep genaamd die ***Wit Brandwag***. Beskuldigde 2 is 'n regse sonder enige spesifieke affiliasie en lidmaatskap aan enige spesifieke regse beweging. Beskuldigde 3 is ook 'n regse en 'n lid van die ***Boere Beskermings Forum (BBF)*** en was ook die voorsitter van ***VOLBER (Volks Organisasie Leiersberaad)***.

2. Op die **14de Januarie 2012**, het die leier van die ***Geloftevolk Republikeine***, Andre Visagie, die volgende op die *"Facebook"*[1] bladsy van die ***Geloftevolk Republikeine*** geplaas:

   *"Die kameel se rug begin knak – die laaste strooi – die laaste strooi!!! ANC – neem kennis van die laaste strooi wat dalk reeds die gewig te swaar gemaak het!!! 'n Oog vir 'n oog – 'n tand vir 'n tand – 1000 swartes vir elke witte wat barbaars om die lewe gebring is!!!! Die banvloek kom – hy is hier – Hy – die Banvloek – kom eis tol! ! ! !"*

3. Die ***Geloftevolk Republikeine*** is 'n radikale regse organisasie wat die oogmerk en doelwit nastreef om selfbeskikking vir die sogenaamde ***"Boer"*** nasie in die Republiek van Suid-Afrika te alle koste na te streef.

1. "Facebook" is 'n sosiale network op die internet en 'n kommunikasie medium en instrument.

4. Op 24 Januarie 2012, het **Hein Boonzaaier** voorgesit op 'n vergadering te **19 Cliftonstraat, Centurion** waar die skepping van 'n politieke party, genaamd die Boere Party, bespreek was en om die beginsel van selfregering, selfbeskikking en die onafhanklikheid van die ***"Boere" – nasie*** te bespreek. 'n Aantal persone was teenwoordig onder andere beskuldigde 3. Sommige persone was van oordeel dat sodanige politieke party as 'n front aangewend kan word waaronder dade van terreur gepleeg kan word sonder dat lede gearresteer kan word omrede hulle oënskynlik met regmatige politieke bedrywighede besig was wat volgens die konstitusionele bedeling nie op terrorisme sou neerkom nie.

5. Op die 1ste Februarie 2012, het 'n kommunikasie in die regse geledere die rondte gedoen tot die volgende effek: ***"Maak julle Klaar om vir 'n Volksmoord aanslag Kategorie 7....".*** Daarin is 'n beroep gedoen vir regses om te mobiliseer. Beskuldigde 3, het spesifiek hierdie boodskap oorgedra en dit gestel dat daar nie 'n bekommernis moet wees oor wapens nie, aangesien hy genoeg het. Die gevolg was, dat 'n aantal verdere vergaderings gehou was in die regse geledere, sommige wat plaasgevind het op Beskuldigde 3 se plaas in die Limpopo gebied.

6. Op die ***21ste Februarie 2012***, het ***Elna Lush*** van die ***BBF*** die volgende e-pos kommunikasie aan mede – ***"Boere"*** aangestuur wat *inter alia* as volg lees:

> *"Aan elkeen van ons mense wat elke dag maar net kopskud oor die moorde op ons mense, elkeen van u wat sê dat 'iemand iets moet doen, dinge kan nie so aangaan nie', aan elkeen wat al 'n geliefde verloor het in hierdie barbaarse moorde, elkeen wat iemand ken wat al in so 'n tragedie betrokke was, hier is nou die geleentheid om te kom kyk hoe hierdie regering, van die president tot die SAPD, aangekla word deur die Boervolk!*

*Los jou vergaderings, los jou beplande inkopies, hierdie is 'n grootse gebeurtenis in ons geskiedenis. 'IEMAND GAAN NOU IETS DOEN OMTRENT DIE VOLKSMOORD'!......"*

7. Die voorafgaande e-pos kommunikasie het gegaan oor 'n uitnodiging aan die Boere om teenwoordig te wees as aanklagtes aanhangig gemaak sou word teen onder andere President Jacob Zuma van die *African National Congress* (hierna genoem *"ANC"*) by die Menseregte Kommissie, Braamfontein, Johannesburg, wat die komende Vrydag te 14h30 sou geskied en dit was 'n e-pos kommunikasie van Andre Visagie, leier van ***Geloftevolg Republikeine***. Daar is inderdaad 'n klag gelê teen President Zuma van die *ANC* by die Menseregte Kommisie op die **24ste Februarie 2012**. Hierdie incident was wyd gepubliseer in beide die elektroniese en gedrukte media die volgende dag.

8. Op die **3de Maart 2012**, is 'n **VOLBER** vergadering gehou by Beskuldigde 3 se woning te Springs. 'n Aantal persone en leiers van die onderskeie regse geledere en groepe was teenwoordig, insluitend beskuldigde 3 en Andre Visagie. Die kern van die vergadering was oor selfbeskikking en onafhanklikheid vir die Boerenasie. Nuwe leierskap vir die **VOLBER** was verkies.

9. Daar was van die persone teenwoordig by die vergadering wat dit eens was dat die politieke party as rookskerm gebruik kan word.

10. Op die **16de Maart 2012** het Andre Visagie as volg kommentaar gelewer op die *Facebook* kommunikasie:

*"....Wat die politieke party aanbetref – ek hoop van harte hulle behaal sukses, want dan hoef ons nie die hele wêreld vol bloed te mors nie, maar as 'n bosluis gevra word om van sy hond af te klim en vir himself te sorg, gaan hy nee sê. Ek sou ook – veral as ek so lank so gelukkig op die hond was as wat die kaffers op ons geteer het...."*

11. Op die **21ste Maart 2012**, was 'n private vergadering gehou tussen beskuldigde 2, Andre Visagie, Andre Nienaber van die ***Geloftevolk Republikeine*** en ander persone in Bloemfontein. Die volgende was onder andere bespreek tydens die vergadering:

i Hoe daar met die algemene Boere publiek gekommunikeer kan word dat hulle hulself moet voorberei vir oorlog op sodanige wyse dat enkel persone nie moet lostrek en dade van geweld pleeg nie, maar dat sodanige dade van geweld goed beplan en op 'n ordelike wyse uitgevoer moet word;

ii Andre Visagie het vermeld dat hy alreeds besig was met finalisering van planne en opleidingskampe.

iii Van die ander persone teenwoordig het dit gestel dat die Boere moet opstaan en veg;

12. Onmiddellik na hierdie vergadering het, Andre Visagie by die opvolgende openbare toespraak by dieselfde geleentheid onder andere gestel:

i Dat die Boer nasie moet ontwikkel van 'n posisie dat die persone net 'n halwe "Boer" is;

ii Dat die tyd vir passiwiteit oor is en dat hulle op die vooraand van oorlog is;

iii Dat daar 20 – 30 swart mense doodgemaak moet word vir elke witte wat doodgemaak word, maar dat mense versigtig moet wees want dit sal vir die *ANC* skietgoed gee want hulle wag net om 'n tweede Boeremag saak van stapel te stuur;

iv Dat sodanige optrede net die Boer volk sal brandmerk as 'n terroristiese organisasie terwyl die oplossing lê om die Boere nasie te verenig en dit aan die wêreld ten toon te stel, wat simpatie sal genereer in die internasionale gemeenskap wanneer die Boere in 'n gewapende stryd sal oorgaan, want hulle ook sal besef dat die *ANC* regering hulle met geen ander opsie gelaat het nie.

v Dat daar 'n op-potting van wapens moet plaasvind, dat persone hulself beskikbaar moet maak en opleidingskampe bywoon wat op basiese militêre opleiding fokus.

vi Dat daar duisende eertydse soldate is wat die Boere ondersteun en aangedui het dat hulle gereed is vir oorlog.

13. Op die **24ste Maart 2012**, het beskuldigde 2 'n e-pos gestuur aan Andre Visagie en Andre Nienaber. Die e-pos was getiteld *"VADERLAND"* en is 'n aanbeveling deur beskuldigde 2 oor welke stappe die Boere moet neem teen die Republiek van Suid-Afrika en sy inwoners.

14. Gedurende April 2012 het beskuldigde 2, met **Louis Lategan** en **Gustav Muller**, die leier van die *Suidlanders*, 'n regse organisasie, en 'n aantal ander persone ontmoet. Gedurende die vergadering het **Gustav Muller** onder andere gestel dat die *ANC* interne probleme ervaar en dat die *ANC Jeugliga* in opstand kom teen hulle. Bygevolg kan spontane terreur aanvalle begin en kan dit toegeskryf word aan die *ANC Jeugliga*. **Muller** het dit verder gestel dat die *ANC* verkiesing in die Vrystaat die ideale geleentheid is om die spontane terreur aanvalle te begin en dan kan dit toegeskryf word aan **Julius Malema** – ondersteuningsgroepe. **Julius Malema** is die eertydse *ANC Jeuliga-leier*.

15. Gedurende **Junie 2012** het beskuldigde 2 'n brief geskryf aan die President van Suid-Afrika. Hierdie brief dien as 'n ultimatum aan die President.

16. Op daardie stadium het beskuldigde 2 onder andere verklaar dat hy sal vergeldende stappe neem as enige lede van die *"Boer"* nasie die slagoffer van misdaad sou wees na die verstryking van die ultimatum wat hy gestel het naamlik die **14de Junie 2012**.

17. Gedurende **Julie 2012**, terwyl die *Boere Geloftefees* geskeduleerd vir die **14 – 21 Desember 2012** in **Prieska** bespreek was, het beskuldigde 3 gestel dat die hoogtepunt van die feesviering plaas sal vind op die **16de Desember 2012**, in soverre die *ANC* hulle verkiesing konferensie sal hou te Bloemfontein en dat hy die konferensie wil teiken. Beskuldigde 3 het Siener van Rensburg's se boek, waarin Siener dit stel dat die oorlog sal begin van Prieska af. Die oorlog sou gaan oor selfbeskikking, selfregering en die onafhanklikheid van die *"Boere"* nasie.

18. Op die **28ste Julie 2012**, is 'n **Federale Vryheidsparty-vergadering** gehou by 'n gastehuis te **Gezina, Pretoria**. Beskuldigde 3 was teenwoordig op hierdie vergadering. Die Prieska feesvieringe en die *ANC* verkiesingskonferensie in Bloemfontein was ook bespreek.

19. In **Augustus 2012** het beskuldigde 3, mobiele PTT – telefone bekom wat hy aan beskuldigde 1 en ander persone verskaf het ten einde klandestien en op 'n diskrete wyse kommunikasie te voer oor regse – aktiwiteit. Later is nog sodanige fone bekom.

20. Op **15 Augustus 2012** het beskuldigde 2 by die **Longhorn Restaurant, Bloemfontein** 'n **.303** en **.22 langgeweer** asook **500g swart poeier (kruit)** aan **Ray Nelson** oorhandig. Op die **17de Augustus 2012** is dit aan **Kapt Laux** oorhandig.

21. Op 'n stadium het beskuldigde 2 ook vir **Louis Lategan** besoek op sy plaas en vir hom 'n **UZI semi-outomatiese masjiengeweer** met **twee magasyne** gegee.

22. Verskeie vergaderings was gehou tussen die beskuldigdes en ander persone in voorbereiding vir die aanval op die *ANC* konferensie in Bloemfontein op die **16de Desember 2012.**

23. Verskeie pogings is aangewend deur beskuldigdes 1, 2 en 3 om wapens te bekom soos **RPG 7's, AK 47's, R1's, R4's, handgranate** maar veral mortier bomme.

24. Volgens beskuldigdes 1 en 2, was die voorgenome aanval op die *ANC* verkiesingskonferensie te Mangaung bedoel om die leierskap van die land te elimineer en sou dit bekend staan as die *"SLAG VAN MANGAUNG"*.

25. Twee battaljons was ook bedoel om die perseel en lokaal van die verkiesingskonferensie aan te val te Mangaung, **120 mm mortiere** moes eerstens afgevuur word vanaf 'n afstand binne 5km van die plek. Beskuldigde 2 het 'n plot te Bainsvlei gehad. Een van die battaljons moes die teenwoordiges by konferensie inhok terwyl die ander die militêre basis sou aanval. Ongeveer 3000 Boere wat die dag van verootmoediging sou vier, sou van Prieska afkom en by die aanval aansluit. Na bewering was wapens alreeds vir hulle gereël. 'n Ander groep sou 'n lughawe aanval en 'n kragstasie met mortier bomme bestook.

26. Daar was selfs sprake van 'n **G6 kanon** wat gebruik sou word om op die lokaal waar die *ANC* verkiesingskonferensie gehou sou word by Mangaung, te vuur en om op militêre installasie en polisiestasies te vuur.

27. Op die **19de November 2012**, het beskuldigde 2 'n verkenning gedoen van die lokaal waar die *ANC* verkiesingskonferensie te Mangaung gehou sou word by die Universiteit van die Vrystaat. Hulle het met **Ray Nelson** se voertuig na die plek gery. Beskuldigde 2 het foto's geneem van die eetsaal (Callie Human saal) waar die senior leierskap van die *ANC*, insluitende die President, die Adjunk President en Kabinetsministers sou geëet het. Die persone sou ook met gewere aangeval word sou die mortierbomme hulle nie gedood het nie. Beskuldigde 2 het ook by hierdie geleentheid die aanvalsrigting aangedui.

28. Beskuldigde 2 het ook die "GPS" koödinate van die aanvalspunte op 'n stukkie papier neergestip. Daar is op hierdie dokument beslag gelê toe beskuldigde 2 gearresteer was op die **16de Desember 2012** by 'n gastehuis in Bloemfontein.

29. Op die **12de Desember 2012**, het beskuldigdes 1 en 3 met ander persone en 'n aantal sogenaamde *"Recce's"* eers by die Engen Garage te Bloemfontein ontmoet en vandaar na die **Highlands Hotel** te **Ficksburg** vertrek. Hier is die plan om die *ANC* verkiesingskonferensie aan te val bespreek en die *Recce's"* was versoek om die voormelde konferensie aan te val met mortierbomme. Beskuldigde 1 het ook die gebruik van die **G6 kanon** vermeld. Ongelisensieërde vuurwapens sou bekom word by Ficksburg deur beskuldigdes 1 en 3, dog sonder enige sukses.

30. Gedurende die vergadering het beskuldigde 3 ook vermeld dat hulle 'n grioep persone gereed en in plek het, by **Naboomspruit**, sowel as die **Oos Kaap** (waar petrol depots aangeval moes word) en in **Prieska**. Laasvermelde groep sou 'n aanval geloods het vandaar (**Prieska**). Beskuldigde 3 sou terugkeer na sy plaas in **Limpopo** totdat die aanval sou begin het op die **16de Desember 2012** om presies **12h00**.

31. Op die **13de Desember 2012** het die bogenoemde lede weer ontmoet en na **Ficksburg** vertrek om die vermelde wapens te bekom. Weereens sonder enige sukses.

32. Op die **15de Desember 2012**, het die beskuldigdes steeds onsuksesvol gepoog om mortierbomme en outomatiese masjien gewere te bekom om die *ANC* verkiesingskonferensie by die Universiteit van die Vrystaat, Mangaung, Bloemfontein aan te val. Beskuldigde 3 sou behulpsaam wees met die finansiering daarvan. Daar was inderdaad 'n oorplasing van geld vir hierdie doeleindes gewees.

33. Die beskuldigdes was onder andere in telefoniese verbinding en met e-pos kommunikasie in verbinding met mekaar gewees.

34. Die Afdeling Misdaad Intelligensie en Beskermingsdienste ("CIPS"), Teen Terroriste eenheid van die SAPD was betrokke in 'n intelligensie insamelings inisiatief, wat gefokus was op regse ekstremiste gedurende hierdie periode. Intelligensie en getuienis wat ingesamel was het aangedui dat daar onwettige optrede was van beskuldigdes se kant af en ander persone onbekend aan die Staat wat betrokke was in beplanning om 'n Staatsgreep in die Verkiesingskonferensie by die Universiteit van die Vrystaat te teiken.

35. Bygevolg was vier beskuldigdes gearresteer op die **16de Desember 2012** op klagtes van **Hoogverraad en Sameswering om Terroristiese Aktiwiteite** te pleeg.

36. Beskuldigde 1 was gearresteer ongeveer 6km Oos van **Douglas** (op die hoofpad tussen **Kimberley** en **Douglas**) op sterkte van 'n lasbrief van arres wat uitgereik is deur die Landdros **Bloemfontein** op **15de Desember 2012**.

37. Beskuldigde 2 was gearresteer te **Outeniqua Gastehuis, Bainsvlei, Bloemfontein** waar hy woonagtig was. 'n Lasbrief vir sy arres was uitgereik op die **15de Desember 2012** deur die Landdros, **Bloemfontein.**

38. Beskuldigde 3 was gearresteer by sy woning in **Springs** luidens 'n lasbrief van arres wat uitgereik was op die **15de Desember 2012** deur die Landdros, **Bloemfontein.**

39. Deursoeking en beslagleggings was uitgevoer by die wonings van die beskuldigdes en as gevolg daarvan is op verskeie items beslaggelê onder andere gif sogenaamde *"Two Step"* of *"Temik"*. Verder is daar op ammunisie beslaggelê wat in die rivier versteek was wat beskuldigde 3 besit het op sy plaas in die **Nylstroom/Naboomspruit** omgewing.

40. Beskuldigde 1 het 'n bekentenis voor 'n Landdros, **Bloemfontein,** afgelê waarin hy bevestig dat hy en beskuldigdes 2 en 3 rolle gespeel het in die beplande aanval op die *ANC* Verkiesingskonferensie te **Mangaung**, wat geskeduleer was vir die **16de Desember 2012**.

## LYS VAN GETUIES

| | | |
|---|---|---|
| 1. | Kapt Francois J Laux | SAPD, Direktoraat Prioriteits Misdaad Ondersoek, Ge-organiseerde Misdaad, Bloemfontein |
| 2. | Adv J H S Hiemstra SC | Kantoor van die Direkteur van Openbare Vervolgings, Bloemfontein |
| 3. | Ray Nelson | |
| 4. | Barend Jacobus Du Plessis | SAPD, Teen Inligting (Keuring), Bloemfontein |
| 5. | A/O Maisha P Maponye | SAPD, Forensiese Wetenskap Laboratorium, Pretoria |
| 6. | Jan Jacobus Scherman | |
| 7. | Kapt Johan Fryer | SAPD, Taakmag, Pretoria |
| 8. | A/O Andries J M Botha | SAPD, Spesiale Taakmag, Pretoria |
| 9. | Hermanus Erasmus | SAPD, Spesiale Taakmag, Pretoria |
| 10. | A/O Deon Pretorius | SAPD, Spesiale Taakmag, Pretoria |
| 11. | A/O Mohlaume M Mamabolo | SAPD, Direktoraat Prioriteit Misdaad-Ondersoek Eenheid, Misdade teen die Staat, Gauteng |
| 12. | Landdros M C Mokgobo | Addisionele Landdros, Bloemfontein |

| | | |
|---|---|---|
| 13. | Marcus Morris | SAPD, Ge-organiseerde Misdaad, Diagonaalstraat 17, Johannesburg |
| 14. | Alida S Badenhorst | Anzac 17, Newlands, Johannesburg |
| 15. | Lt Kol Mabina S Mahlangu | SAPD, Direktoraat Prioriteits Misdaad Ondersoek Eenheid, Misdade teen die Staat, Pretoria, Gauteng |
| 16. | A/O Jaco C Koekemoer | SAPD, Direktoraat Prioriteits Misdaad Ondersoek Eenheid, Misdade teen die Staat, Pretoria |
| 17. | Kapt Tlou P Masegela | SAPD, Direktoraat Prioriteits Misdaad Ondersoek Eenheid, Misdade teen die Staat, Gauteng |
| 18. | Priscilla D Mouton | Van Rooyenstraat 2, Strubenvale, Springs |
| 19. | A/O Gezane M Maluleke | SAPD, Ge-organiseerde Misdaad, Diagonaalstraat 17, Johannesburg |
| 20. | A/O Andre C van Heerden | SAPD, Direktoraat van Prioriteits Ondersoeke, Misdade teen die Staat Hoofkantoor, Pretoria |
| 21. | Lt Kol Johan Frederik Burger | Sekerheids Intelligensie, Teen Terrorisme Eenheid, Noord-Kaap |
| 22. | Kapt Koena W Thokolo | SAPD, Direktoraat vir Prioriteits Misdaad Ondersoek, Ge-organiseerde Misdaad, Misdade teen die Staat (CATS), Pretoria |
| 23. | Louis Lategan | Plaas Wynlaagte, Aberdeen |
| 24. | Lt Kol. J H Vreugdenburg | SAPD, Direktoraat Prioriteits Misdaad Ondersoek Eenheid, Misdade teen die Staat, Gauteng |
| 25. | Sers Edward J Ward | SAPD, K9 – Eenheid, Forsmanstraat 109, Modimolle |

| | | |
|---|---|---|
| 26. | A/O Nicolaas P van der Merwe | SAPD, Kriminele Rekord Sentrum, Modimolle |
| 27. | Tertius Barend Oosthuizen | Rhenosterpoort, Elandsfontein |
| 28. | Gerrit Robbertze | Plaas, Naboomspruit |
| 29. | Leon Thomas Peacock | Hoofstraat 24A, Prieska |
| 30. | Johannes S Visser | Drielstraat 9, Heidelberg |
| 31. | Albertus Schwan | Ameshoffstraat 48, Braamfontein, Johannesburg |
| 32. | Leonardt Roodt | Bothastraat 5, Koek-Oord, Randfontein |
| 33. | Frederik J Wilken | Plaas Witfontein, Gedeelte 55, Randfontein |
| 34. | Joseph M Likoantsane | Highlands Hotel, Voortrekkerstraat, Ficksburg |
| 35. | Lukas M Haywood | Aloestraat 33, Green Hills, Randfontein |
| 36. | Carel C A Nel | Plaas Kleinplaats 2, Ottosdal |